SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 2 Maart 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

NUWE ZS AFSTANDREKORD IN DIE 6 cm/5760 MHz BAND

DIE BEMANNING VAN DIE IRS KEER MET RUSSIESE SOYUZ KAPSULE TERUG.

PIONIER 10 STUUR LAASTE SEINE

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE TYDENS KRIEKET WêRELDBEKER-TOERNOOI

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan news@sarl.org.za te stuur nie later nie as die Donderdag wat die bulletin vooraf gaan. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

STIL SLEUTEL

Edward (Ted) Bilson (ZS6TG), het op Vrydag 14 Februarie stil sleutel geword, slegs 2 dae voor sy 79ste verjaardag.

Ted was sedert 1947 'n aktiewe radioamateur and word oorleef deur sy eggenote Pam, twee seuns, Michael en Kevin and twee dogters Gillian en Sandy.

Aan sy gesin en vriende, ons innige meegevoel.

POUSE

Die nuus volg in besonderhede:

NUWE ZS AFSTANDREKORD IN DIE 6 cm/5760 MHz BAND

Op Donderdag 27 Februarie om 09:30 SAST het ZS6JON/P en ZS6AXT 'n nuwe Suid-Afrikaanse afstandrekord van 151 km op die 5760 MHz band tussen KG44VV en KG45ED koördinate daargestel. Seine was op ESB met verslae van

51 vir ZS6JON/P en 55 vir ZS6AXT. Toetse oor afstande van 300 en 220 km was onsuksesvol.

Die draagbare toerusting was effens verbeter teenoor die wat in vorige toetse gebruik is met die gebruik van ’n groot horing wat ’n ekstra 10 dB bygedra het. Verder was die uitsetkrag nog slegs 400 mW wat omtrent die krag van ’n flitslig is. Daardie 10 dBs van antennawins het gemaak dat onleesbare seine van die vorige toets, nou duidelik leesbaar was.

Die volgende stap sal ’n vermeerdering van senderkrag wees tesame met’n bietjie meer antennawins, om sodoende die afstand te verbeter. Hier word gewys wat op hierdie mikrogolfbande met egte vlooikrag vermag kan word.

DIE BEMANNING VAN DIE IRS KEER MET RUSSIESE SOYUZ KAPSULE TERUG.

Die amateurradiobemanning aan boord van die Internasionale Ruimtestasie (IRS) sal gedurende laat April of vroeg in Mei via die Russiese Soyuz ontsnapvoertuig terugkeer. NASA se hoof, Sean O’Keefe, wat op 27 Februarie voor die VS Huis se Wetenskapkomitee verskyn het, het gesê dat die 16 IRS vennootlande ooreengekom het om die Russiese kapsule te gebruik om ’n nuwe tweepersoon span - een Amerikaner en een Rus - en die huidige drie-man span terug te bring. Die pendelvloot bly na die Columbiatragedie op die grond.

PIONIER 10 STUUR LAASTE SEINE (uit SABCnuusblad)

Na meer as dertig jaar in die ruimte het Pionier 10 sy laaste sein aarde toe gestuur. Die laaste baie swak sein was op 22 Januarie 2003 gehoor. NASA ingeneurs sê dat die radio-isotoopkragbron verweer het en dat daar heel moontlik nie meer genoeg energie opgewek kan word om nog ’n uitsending te kan doen nie. NASA se “deep space network” (DSN) kon geen sein op die laaste kontakdatum, 7 Feb 2003, hoor nie. Die laaste 3 kontakte was inderdaad baie swak en op nie een van die geleenthede, 22 januarie ingeluit, kon telemetrie gedekodeer word nie.

Pionier 10 was ’n pionier in die ware sin van die woord. “Nadat dit verby Mars beweeg het op sy lang reis in die diepruimte in, het dit terein betree waar geen mensgemaakte tuig nog ooit was nie” aldus Dr Colleen Hartman, direkteur van NASA se sterrestelselverkeningsafdeling by NASA se hoofkantoor in Washington. Sy het ook gesê “Dit tel onder die mees historiese asook die mees wetenskaplik ryk verkeningstogte ooit onderneem”.

Nadat die tuig oorspronklik ontwerp was vir ’n tog van slegs een en twintig maande, het dit alle verwagtinge oortref en meer as dertig jaar in die ruimte bly funksioneer en meer as sy waarborgtyd deurstaan. “Ek reken jy kan sê ons het waarde vir ons geld gekry” het Dr Larry Lasher die Pionier 10 projekbestuurder gesê.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE TYDENS KRIEKET SE WêRELDBEKERTOERNOOI

Onthou om 'n poging aan te wend om kontak te maak met ZS03CWC, die spesiale geleentheidstasie wat tot 23 Maart op alle bande deur die Oakdaleklub bedryf word.

ZS-stasies kan QSL's stuur aan ZS03CWC, Posbus 2132, BELLVILLE, 7535, en DX-stasies kan dit stuur aan ZS1AU by QRZ.COM. Sluit asb 'n gefrankeerde koevert met u eie adres in vir 'n spesiale QSL-kaart wat na die 23ste Maart beskikbaar sal wees.

MEGA-VLOOIMARK IN PRETORIA

Al die amateurradioklubs in Pretoria hou 'n gesamentlike vlooimark op Saterdag 8 Maart 2003. Die vlooimark sal soos gewoonlik op die suidkampus van die Universiteit van Pretoria, op die hoek van Universiteit- en Lynwoodweg, gehou word en die aanvangstyd is 09:00.

Almal, klublede en persone wat nie aan klubs behoort nie, is baie welkom. Kom besoek gerus die Mega-vlooimark in Pretoria. Skakel Almero ZR6RY by (H)(012) 567 3722 of op 082 908 3359, indien u 'n tafel wil bespreek of meer besonderhede benodig.

KLUBNUUS

Die Sondag SARL uitsending word elke Sondag op die Suidkusherhaler op 145,775 MHz herlei deur ZS5ZT vir die Hibiscuskus Amateurradioklub, ZS5HAC.

40 meter seine is besonder goed om 08:30 in daardie geweste.

VERKOOP VAN TOERUSTING

Radioamateurs word daaraan herinner dat waneer hulle radiosendtoerusting verkoop, hulle seker moet maak dat die koper wel gelisensieerd is om die toerusting te gebruik, moenie toerusting aan sommer enige persoon verkoop nie.

VERANDERINGS IN FREKWENSIE EN TYD VAN ARMI-UITSENDINGS

Vanaf 30 Maart sal die huidige uitsending van Amateur Radio Mirror International om 10:00 SAT op 21560 kHz deur 17815 kHz vervang word. Vanaf 31 Maart sal die heruitsending op Maandagaande om 21:00, di een uur later as tans, plaasvind maar die frekwensie sal onveranderd op 3215 kHz bly.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN en gelees deur………… vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs,kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio MirrorInternational op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,625 MHz in die OosLonden-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem. Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX